504

# Kom, laat ons saam tot Jesus nader

Kom, laat ons saam tot Je - sus na - der
met bly - e uit - sig op ons lot!
Hy het die heils-plan van die Va - der
vir son- daars reeds vol - bring by God.

1 1b 2 3 4 5 X Lied :

504

1(b)

Sy werk van god - de - li - ke waar - de,

die eeu - e deur met hoop ver - wag,

het Hy vol - bring: Loof, he- mel, aar - de,

loof Hom, die Lam vir ons ge - slag.

1 1b 2 3 4 5

X Lied :

2

O Jesus, u verlossingsdade
bevry ons van die sondestraf!
U't God behaag en in genade
wend Hy sy oordeel van ons af.
Nooit kan ons deur ons eie strewe
self voor die heil'ge reg bly staan;
U kruis, die boom van nuwe lewe,
het Edens poort weer oop laat gaan.

3

Voor U lê al ons vrees en twyfel
ons ydelheid en wense oop.
U sien ons voor die waarheid weifel
of aarsel voor ons lewenshoop.
Heer, na wat U vir ons gely het,
laat ons met blydskap werk en bid.
Heer, U wat ons tot diens bevry het,
neem van ons lewe vol besit!

4

Soos vas beloof aan voorgeslagte
voldoen U aan die heil'ge reg.
Gewillig loop U, as veragte,
alleen die donker lydensweg.
Alleen drink U die lydensbeker;
U dra ons ongeregtigheid.
Die vonnis maak ons vryspraak seker -
hoe groot is U barmhartigheid!

5

Ons wil U wy ons hele lewe,
U volg waar U ons ook mag lei -
aan U, o Here, hoog, verhewe,
en aan u diens steeds toegewy.
Spreek deur ons woorde, rig ons dade;
Voleinder, gee dat deur u krag
die heerlik' werk van Gods genade
in ons volbring word dag na dag!